137

# PSALM 137



Hoe kon ons vir ont - voer - ders,

vir spot - ters sing van God;

só met 'n lied van Si - on

sy hei - lig - heid be - spot?

2.
Jerusalem, geliefde,
o, as ek jou vergeet,
laat dan my vingers stram raak,
my hand verlam in leed;
laat dan dié stem wat lofsing
hees in my keel bly steek -
oor jou het ek as balling
my swye nooit verbreek.

3.
O, God, dat U oor Babel
u oordeel uit sal spreek:
Hy het ons heiligdomme
tot bouval afgebreek.
Van u altare is ons
deur sy geweld beroof,
ontneem ook van die sange
waarmee ons U kon loof.

4.
Laat ook tog nou, o Here,
oor Edom reg geskied.
Maak die geweldenare
deur u bevel tot niet:
Gelukkig is diegene
wat julle sal kasty
na maat van al die smarte
wat ons deur jul moes ly.